SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 22 FEBRUARIE 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

As 'n proefneming om beter dekking te probeer verkry sal die bulletin ook op 10,130 MHz so gereëld as moontlik herlei word. Ontvangsrapporte oor die uitsending op hierdie frekwensie sal waardeer word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat ons die afsterwe van Shabier Sonwadi, ZS6SAA, op Maandag 9 Februarie moet bekend maak. In sy vroeë amateurjare was hy aktief in die Wesrandklub. Sy afsterwe laat 'n groot leemte na. Hy word oorleef deur sy eggenote Sureya, ZS6SR, en twee kinders. Ons innige simpatie gaan aan hulle, ander familie en vriende.

(POUSE)

In die nuus vandag:

POSSTEMMING VIR SARL-RAADSLEDE NIE MEER NODIG NIE

BEROEP OP LEDE OM E-POSADRESSE OP TE DATEER

OOS-RANDKLUB Sê DANKIE

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

POSSTEMMING VIR SARL-RAADSLEDE NIE MEER NODIG NIE

Volgende op verlede jaar se oproep vir nominasies vir kandidate vir die SARL-Raad, is 16 nominasies vir die 15 vakatures ontvang. In ooreenstemming met die grondwet moes 'n posstemming dus gehou word.

Visepresident Peter Hers, ZS6PHD, het nou sy nominasie teruggetrek wat beteken dat 'n posstemming onnodig is en dat die oorblywende kandidate

outomaties raadslede sal wees na afloop van die AJV wat op 3 April 2004 in Johannesburg sal plaasvind.

Peter het aangedui dat hy om persoonlike redes terugstaan maar sal voortgaan om die SARL te ondersteun en 'n aktiewe rol te vervul ter ondersteuning van die nuwe Raad. In sy bedankingsbrief stel hy dit so: "Ek het verlede jaar in SARL-aangeleenthede betrokke geraak in 'n eerlike poging ten einde die probleme waarin die SARL homself bevind het, te probeer oplos. Dit was nie my bedoeling om tot die SARL-Raad verkies te word nie. Ek het ondervind dat SARL-aangeleenthede soveel van my tyd in beslag geneem het dat dit tot nadeel van my persoonlike lewe was en vordering met verskeie belangrike persoonlike projekte verhoed het. Ek sal voortgaan met die vervulling van my persoonlike verantwoordelikhede op die Raad tot en met die AJV, en sal beskikbaar wees om die nuwe Raad in 'n beperkte hoedanigheid by te staan, indien so verlang. Ek wens die nuwe Raad alle sukses toe in sy pogings om die SARL te versterk en ons stokperdjie in die toekoms te ontwikkel."

BEROEP OP LEDE OM E-POSADRESSE OP TE DATEER

Hoeveel lede van die SARL het toegang tot die Internet? 'n Onlangse opname het getoon dat meer as 70% van die lede e-posadresse het en dat die persentasie steeds toeneem.

Hierdie tendens hou belangrike voordele vir die SARL in deurdat dit dit vir die SARL moontlik maak om posgelduitgawes aansienlik te verminder. Verlede jaar het dit die SARL byvoorbeeld ongeveer R2-40 per lid gekos om die hernuwingskennisgewings te druk en per normale pos te versend. Die totale koste vir lede was byna R5000. Verdere koste word weer aangegaan om herinnerings uit te stuur aan hulle wat nie binne 'n paar maande reageer nie. Hierdie koste kan tot minder as R250 daal indien alle lede per e-pos gekontak kan word.

Lede wat oor e-posrekeninge beskik word versoek om te kontroleer of hul korrekte e-posadresse by die SARL op rekord is. Dit kan aanlyn gedoen word deur die roepseinboek op die SARL se webwerf nl. www.sarl.org.za/callbook.asp te besoek. Enige verbeterings kan direk op die webwerf gedoen word. U hoef nie 'n lid van die SARL te wees ten einde u besonderhede na te gaan nie.

Verbeterings kan ook per e-pos na admin@sarl.org.za gestuur word, of per faks na (011) 675-2793 of selfs per slakkepos na Posbus 1721, Strubensvallei, 1735.

Help asb. u vereniging om onnodige kostes te vermy!

OOS-RANDKLUB Sê DANKIE

'n Woordjie van dank aan al die Oos Rand Amateurs wat kom help het met kinderdag 14 Februarie by die East Rand Mall. Die Oos-Rand Radioklub het meer as 300 pamflette wat amateurradio bevorder versprei en juniors het die geleentheid gehad om met die stokperdjie kennis te maak. Die volgende klubontmoeting is 20 Maart by die swembad in Olympia Park, Springs. Sien jou daar.

MEGAVLOOIMARK IN PRETORIA

Besoek eerskomende Saterdag 28 Februarie die altyd populêre Megavlooimark van die Pretoria Amateurradioklub wat om 09:00 op die Suid-Kampus van die Universiteit van Pretoria, op die hoek van Universiteit- en Lynwoodweg begin. Die gewone watertandlekker verversings sal weer beskikbaar wees. Skakel Almero, ZR6RY, by (H)(012) 567 3722 of op 082 908 3359, indien u 'n tafel wil bespreek of meer besonderhede benodig.

TOETS VAN ECHO-SATELLIET

Die volgende nuusberig is verkry uit die AMSAT-nuusbulletin: 'n Webwerf wat die integrering en laboratoriumtoetsing van die Echo satelliet toon, is in die lewe geroep. Dit bevat beelde van die modules en op-die-lug opnames van die toetse wat gedurende Desember 2003 by SpaceQuest in Fairfax, VA, geneem is.

Die webwerf is te vinde by: http://web.infoave.net/~mkmk518/echo.htm

SONAKTIWITEIT

Tad Cook, K7RA, van Seattle, Washington het gerapporteer dat die gemiddelde daaglikse sonvlekgetalle effens laer was as 'n week gelede en so ook die daaglikse sonvloedgetalle. Die gemiddelde daaglikse planetêre A-indeks was effens hoër. Geomagnetiese indekse het oor 16-19 Februarie gestabiliseer wat verskeie goeie HF-toestande tot gevolg gehad het. Daar was nie baie sonvlekke nie, dus was die MBF nie so hoog soos, sê 'n aantal jare gelede nie, maar die stil toestande was 'n welkome verposing in die onlangse stormagtige toestande.

Die stil toestande behoort hierdie naweek voort te duur wat goie nuus is vir diegene wat aan die ARRL se Internasionale GG-DX-kompetisie deelneem. Dit word verwag dat die sonvloedsyfer onder 100 sal bly tot ongeveer skrikkeldag, 29 Februarie.

Hierdie nuusberig is uit die ARRL nuusbrief verkry.

AKTIWITEITE OM AAN DEEL TE NEEM

28 Februarie - Die Megavlooimark van die Pretoria Amateurradioklub op die reeds welbekende terrein; 29 Februarie - Die President se net; en dieselfde dag is dit ook die sluitingsdatum vir die SAARDT se ontwerpkompetisie.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur George, ZS6NE, en gelees deur ……. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX